SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 12 JULIE 2020

Goeiemôre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio en teks Bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za. Om by die bulletin e-poslys aan te sluit , stuur 'n e-pos na die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE VIERDE SARL WOENSDAG 80 M KLUB NAELLOOP OP 15 JULIE

EERSTE WERK ALLE ZS 2000 UITGEREIK

en

HERDENKINGS SSTV UITSENDING OP SATERDAG 18 JULIE 2020

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuusitems.

Ons begin vanoggend met die nuus oor twee stil sleutels.

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutel van Carlos Sardinha, ZS6BFF, op Maandag 23 Maart 2020 stilgebly het. Ons innige meegevoel aan sy familie en vriende.

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutel van Paul Ras, ZS6PR in die vroeëre ure van Vrydag 10 Julie 2020 stil geword het. Ons innige meegevoel aan sy vrou Cecile, ZS6CJR, dogter Sanmarie, seun Paul, familie en vriende.

POUSE

DIE VIERDE SARL WOENSDAG 80 M KLUB NAELLOOP OP 15 JULIE

Die vierde been van die 80 m Klub Naelloop is van 17:00 tot 18:00 UTC op Woensdag 15 Julie op die lug met GG en foon aktiwiteite. Die doel is om soveel as moontlik ruitvierkante gedurende die uurlange geleentheid te werk. Die uitruiling is 'n RS- of RST-verslag en jou vier syfer ruitvierkant. Dien jou MS Excel logstaat teen 23:59 SAT op Sondag 19 Julie in by zs4bfn@mweb.co.za. Die reëls is op bladsy 64 van die 2020 Blouboek.

EERSTE WERK ALLE ZS 2000 UITGEREIK

Vir die afgelope 13 jaar domineer een individu die Werk Alle ZS-toekenningsprogram. Jan Botha, ZS4JAN was die tweede aansoeker vir WAZS-500 in 2007. Van toe af was hy die eerste om elke vlak van 600 tot 1800 te bereik. Hy het verlede jaar op 1800 te staan gekom. Die SARL-Toekennings bestuurder Tjerk Lammers, ZS1J het laat weet dat Jan onlangs vir WAZS-2000 aansoek gedoen het. Hy het bewyse van kontakte met 2 000 verskillende Suid-Afrikaanse roepseine gelewer.

Hierdie totaal verteenwoordig byna helfte van al die lisensies wat in die land uitgereik is!

Afgesien van die WAZS-2000 op Gemengde modusse, het Jan ook vir WAZS-1900 op Stem aansoek gedoen. In albei gevalle is ZS4DZ tweede op die ranglys met onderskeidelik 1100 en 1000 roepseine.

Jan het ook vir WAZS-200 op Syfer-modusse aansoek gedoen. Niemand anders het nog die 100-vlak bereik nie. Jan se aansoek het ook WAZS-1000 op 3,5 MHz en WAZS-1800 op 7 MHz ingesluit. Op albei van hierdie bande is Jan se telling meer as dubbel die telling van sy naaste uitdager.

Toe die toekenningsprogram 20 jaar gelede uitgebrei is om prestasies bo die basiese vlak van 100 te erken, is trofeë vir die eerste drie operateurs wat 500 haal aangebied. Die vlak is gekies om 'n moeilik haalbare uitdaging te wees. Niemand het op daardie stadium gedink dat iemand die 2000-vlak sou kon bereik nie. Dit sal interessant wees om te sien of Jan spoed gaan verloor en wanneer!

DIE 2020 IARU STREEK 1 ALGEMENE KONFERENSIE

Na oorlegpleging met Ledeverenigings wat beplan om die IARU Streek 1-konferensie by te woon, het die Uitvoerende Komitee van Streek 1 besluit om die konferensie in twee sessies te verdeel, waarvan die eerste deel op die geskeduleerde datums van 11 tot 15 Oktober op virtuele wyse gehou sal word en die tweede deel wat aangesig tot aangesig in 2021 gehou sal word, hoofsaaklik om die toekomstige rigting vir amateur radio, IARU en sy Ledeverenigings, in 'n werkswinkel forum te oorweeg.

Die eerste deel van die konferensie wat virtuele tussen 11 en 15 Oktober 2020 gehou word, handel oor Komitee 3 - Administrasie; Komitee 4 - die Permanente HF-komitee; Komitee 5 - die Permanente BHF/UHF-komitee en Komitee 7 - die EMC-komitee. Komitee 2 - Finansies sal beperk word tot die bevestiging van geloofsbriewe en tot die opstel van 'n tussentydse begroting vir 2021.

Die tweede deel van die konferensie word in 2021 gehou en sal 'n C3-geleentheid wees wat hoofsaaklik handel oor die Toekoms van Amateur Radio-werkswinkel; C2 sal kyk na die opstel van die 2021 tot 2023-begroting, die aanwysing vir die 2023 algemene konferensie en die verkiesing van die nuwe UK.

Jy luister na   nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

HERDENKINGS SSTV UITSENDING OP SATERDAG 18 JULIE 2020

Op Saterdag 18 Julie 2020 herdenk die Secunda Amateurradioklub, ZS6SRC, die 95ste bestaan jaar van die SARL. Van 02:00 UTC op Saterdag 18 Julie 2020 tot 02:00 UTC op Sondag 19 Julie 2020, sal die klub wat die ZS95SARL roepsein gebruik, 'n reeks beelde in die SSTV B/W8-modus stuur via die LEO FM-satelliete wat oor Secunda verby vlieg met meer as 10 grade hoogte gedurende die periode. Die volgende satelliete sal gebruik word SO-50, AO-91, AO-92 en PO-101.

Stel jou ontvangers op om deel te neem aan hierdie aktiwiteit. Alle beelde wat ontvang is, kan per e-pos gestuur word aan secradio@jenny.co.za. Ons sal dit op ons webwerf www.secradio.org.za oplaai. Elke deelnemer wat al hul prente per e-pos stuur, ontvang 'n sertifikaat; daar is spesiale sertifikate vir die Jeug lede wat deelneem. Laat ons pret hê!

Die SARL speel 'n groot rol om ons stokperdjie lewendig te hou in hierdie baie onseker tye.

TWEE KOMPETISIES VOLGENDE NAWEEK

Die Winter QRP-kompetisie is van 12:00 tot 15:00 UTC op Saterdag 18 Julie 2020 op die lug met GG en foon aktiwiteit met 5 Watt (PEP) uitset of minder. Die eerste uur is slegs beperk tot die 40 m-band, die oorblywende twee uur is die deelnemers vry om enige HF-band (nie-WARC) te gebruik soos hulle goedvind. Die uitruiling is 'n RS- of RST-verslag en jou ses-syfer ruitblok. Dien jou logstaat teen Maandag 27 Julie in by contest@sarl.org.za

Die ZS2 Naelloop sal van 14:00 tot 15:00 UTC op Sondag 19 Julie 2020 op die lug wees met GG en foon aktiwiteit op 40 meter. Die uitruiling is RS of RST en jou provinsiale of lands afkorting. QSO's met ZS2PE, ZS2BRC en ZS1820S tel 5 punte. Dien jou logstaat teen Maandag 27 Julie in by contest@peham.co.za. Lees die reëls in die 2020 Blouboek voor die aanvang van elke kompetisie.

KOMPETISIE-UITSLAE

Die uitstaande inligting is ontvang vir die logstate wat ingedien is vir die derde been van die SARL 95 40 m Klub Naelloop soos gepubliseer in SARL News op 5 Julie. Die totaal vir die Wesrand ARK verander van 1 122 punte van 26 logstate na 1 234 punte van 29 logstate en die Sandton ARK word by die lys gevoeg met 28 punte vanaf 1 logstaat. Die uitslae is gepubliseer in HF Happenings 907, beskikbaar op die Liga webwerf.

Vyf logstate is ontvang vir die SARL Newbie Partytjie wat op Saterdag 4 Julie gehou is. Met geen RAE wat nog plaasvind nie, is daar geen nuwelinge nie!

1ste Theunis Potgieter, ZS2EC - 99 punte

2de Gerhard Gericke, ZS6CRS - 56 punte

3de Joe Freedman, ZS6JOE - 40 punte

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan bly. Tans is daar geen sonvlekke sigbaar nie. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van een vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral met sonsopkoms en sonsondergang DX openinge op die 20 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

15 Julie - die SARL Woensdag 80 m Klub Naelloop

18 Julie - die Winter QRP-kompetisie

19 Julie - die ZS2 Naelloop

25 en 26 Julie - die Eilande op die Lug kompetisie (IOTA)

2 Augustus - die SARL HF Foon kompetisie

9 Augustus - die JD Naelloop

10 Augustus - die Jeug Naelloop

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die vierde been van die 80 m Klub Naelloop is van 17:00 tot 18:00 UTC op Woensdag 15 Julie op die lug met GG en foon aktiwiteite. Die doel is om soveel as moontlik ruitvierkante gedurende die uurlange geleentheid te werk.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuusdiens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die ’news inbox’ skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum voorafgaan nie.

Luister elke Sondagoggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today.” Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. ’n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas. Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuusuitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saamgestel deur Dennis Green, ZS4BS, geredigeer deur Johan de Bruyn, ZS6JHB en gelees deur ..........................................................

Van die nuus span, die beste wense vir die week vorentoe.